SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 9 AUGUSTUS 2020

Goeiemôre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio en teks Bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za. Om by die bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos na die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE SARL JD NAELLOOP VANMIDDAG EN DIE JEUG NAELLOOP MORE

DIE RAE OP SATERDAG 29 AUGUSTUS

en

DIE SARL HF DIGITALE KOMPETISIE OP 16 AUGUSTUS

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

DIE SARL JD NAELLOOP VANMIDDAG EN DIE JEUG NAELLOOP MORE

Die doel van die JD Naelloop is om met soveel jong dames in Suid-Afrika kontak te maak. Die tweede been van die SARL JD Naelloop vind vanmiddag van 12:00 tot 14:00 UTC plaas en dit is 'n GG- en foon naelloop op die 40 meter-band. Die uitruiling is 'n RS- of RST-verslag en JD of JM. QSOs tussen JD stasies tel 5 punte, QSOs tussen JD en JM stasies tel 3 punte en QSOs tussen JM stasies tel 1 punt. Dien jou logstaat in ADIF of Cabrillo met 'n opsommingsblad in of maak gebruik van die aflaaibare MS Excel-logstaat. Die logstaat moet om 23:59 SAT op Sondag 16 Augustus na zs4bfn@mweb.co.za gestuur word.

Die doel van die JEUG Naelloop is om met soveel moontlik jong radio amateurs in Suid-Afrika kontak te maak, dit beteken radio amateurs van 25 jaar en jonger. Die tweede been van die SARL Jeug Naelloop vind van 12:00 tot 14:00 UTC op Maandag 10 Augustus plaas en dit is 'n GG- en foon naelloop op die 40 meter-band. Die uitruiling is 'n RS- of RST-verslag en die ouderdom van die operateur. QSOs tussen stasies in die ouderdomsgroep 25 en jonger tel 5 punte, QSOs tussen stasies in die onder 25-groep en ouer as 26-groep tel 2 punte en QSOs tussen stasies in die ouderdomsgroep 26 en ouer tel 1 punt. Dien jou logstaat in ADIF of Cabrillo met 'n opsommingsblad in of maak gebruik van die aflaaibare MS Excel-logstaat. Die logstaat moet om 23:59 SAT op Sondag 16 Augustus na zs4bfn@mweb.co.za gestuur word.

Jy is welkom om jongmense na jou radiokamer te nooi om onder jou toesig deel te neem. Vind die reëls op bladsye 55 en 56 van die 2020 Blouboek.

DIE RAE OP SATERDAG 29 AUGUSTUS

Die Mei RAE, wat uitgestel is weens die virus pandemie, vind nou op Saterdag 29 Augustus by verskillende eksamensentrums regoor die land plaas. Kandidate en die opsieners word versoek om die toepaslike gesondheidsregulasies na te kom. Kandidate moet daarop let dat hulle die RAE op eie risiko skryf. Die volgende drie weke kan gebruik word om al die studiemateriaal deur te gaan en ook die HF-assessering af te handel voor die eksamen.

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

LOGSTATE VIR DIE SARL HF FOON KOMPETISIE

Ten tye van die opstel van hierdie bulletin is 21 logstate reeds ontvang vir die HF Foon kompetisie wat op Sondag 2 Augustus gehou is. Dien jou logstaat in ADIF of Cabrillo formaat met 'n opsommings blad in of maak gebruik van die aflaaibare MS Excel-logstaat. Die logstaat moet om 23:59 SAT op Sondag 9 Augustus, wat vanaand is, na zs4bfn@mweb.co.za gestuur word.

DIE SARL HF DIGITALE KOMPETISIE OP 16 AUGUSTUS

Die tweede been van die SARL HF kompetisie word volgende Sondag 16 Augustus van 14:00 tot 17:00 UTC gehou. Dit is die HF Digitale Kompetisie met aktiwiteit op 20, 40 en 80 meter. Jy mag enige digitale modus tydens die kompetisie gebruik en die uitruiling is 'n RSQ-verslag en 'n opeenvolgende reeksnommer vanaf 001.

Elke QSO tel 1 punt, met 2 punte vir elke roep area wat per band gewerk word en 2 punte vir elke stasie op al drie bande. Trofeë word toegeken aan die eerste plek en die hoogste telling vir 'n enkele band in hierdie kompetisie. Raadpleeg bladsy 35 van die 2020 Blouboek vir die reëls.

DIE HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan bly. Tans is daar 'n enkele sonvlek met 'n eenvoudige magnetiese samestelling sigbaar. Die moontlikheid van enige sonfakkels is baie gering. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van een vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral met sonsondergang DX openinge op die 20 en 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Die volgende items is na die Donderdag sperdatum ontvang

AMSAT SA RUIMTE SIMPOSIUM PROGRAM NOU BESKIKBAAR

Die volledige program vir die AMSAT SA Ruimte Simposium wat op Saterdag 22 Augustus aangebied word, is nou beskikbaar. Daar is twee opwindende aanbiedings deur AMSAT NA se Bruns Fisher WB1FJ: huidige amateur radiokommunikasiesatelliete en Fox-in-a-Box - 'n goedkoop telemetrie-grondstasie. Ton van den Bon, ZR6TG sal praat oor die SatNOGS oopbron grondstasie en netwerk. Hannes Coetzee, ZS6BZP, bespreek Qatar OSCAR 100 - die wêreld

se eerste amateur radio geostasionêre satelliet. Gary Immelman, ZS6YI lewer 'n aanbieding oor OQ-100 en Digitale Amateur Televisie en demonstreer die HD TV-aktiwiteit op die satelliet. Die AfriCUBE-span deel hul opwindende reis met AfriCUBE en die ervaring met die ontwikkeling van die Raspberry Pi digitale transponder- en aanboord beheerder. Bespreek nou. Die program en registrasievorm is beskikbaar op www.amsatsa.org.za of stuur 'n e-pos na admin@amsatsa.org.za met simposium as die onderwerp en die program en vorm sal aan jou gepos word.

WRC-23 - DIE SARL MAAK 'N VROEË BEGIN

Brian Jacobs, ZS6YZ en Hans van de Groenendaal, ZS6AKV het verskeie aanlyn vergaderings bygewoon ter voorbereiding van die Wêreld Radio Konferensie 2023, of WRC-23. Op 30 Julie het die WRC-23 nasionale voorbereidende werkgroep (NPWG 23) vergader om die verskillende agendapunte te bespreek en prioriteite te bepaal. ZS6AKV en ZS6YZ is verantwoordelik vir die ontwikkeling van Suid-Afrika se posisie op agendapunt 9.1b wat handel oor die hersiening van die 1 240 - 1 300 MHz band, waar amateur radio 'n sekondêre toekenning het. ZS6YZ het ook die ATU WRC-vergadering wat die afgelope week gehou is, bygewoon.

Vroeër hierdie week het die SARL se WRC-span 'n gesprek gevoer met die Suid-Afrikaanse Nasionale Ruimte Agentskap, wat die verantwoordelike rapporteur vir agenda-items 1.14 en 9.1a is, waar amateur radio 'n primêre toekenning van 248 tot 250 GHz het. Die SARL is nou bygevoeg as 'n belangstellende groep.

Die vraag word gereeld gevra waarom die SARL belangstel in sulke baie hoë frekwensies? Daar mag op hierdie stadium geen amateur aktiwiteite in hierdie bande wees of selfs beplan word nie, maar daar kan 'n toekomstige vereiste wees en as ons nie ons aanspraak maak nie, kan dit aanvaar word dat radio amateurs geen belangstelling het nie. Onthou dat nie lank gelede nie 2 m en 70 cm 'n vreemde gebied was en nou bedryf ons satelliet in die 10 GHz-band.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag - die SARL JD Naelloop en dien jou logstaat in vir die HF Foon Kompetisie teen 23:59 SAT

10 Augustus - 'n openbare vakansiedag en die SARL Jeug Naelloop

12 Augustus - Internasionale Jeugdag

12 tot 13 Augustus - die Perseids Meteor stort

15 Augustus - die SARL 95 40 m Klub Naelloop en die Oorwinning in die Stille Oseaan-dag

16 Augustus - die SARL HF Digitale kompetisie

22 Augustus - die AMSAT SA virtuele Ruimte Simposium en die AJV van die Namibiese Amateur Radioliga

22 en 23 Augustus - die Internasionale Vuurtoring en Ligskip naweek

29 en 30 Augustus - die SARL HAMNET Winter Oefening

30 Augustus - die SARL HF GG kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die tweede been van die SARL JD Naelloop vind vanmiddag van 12:00 tot 14:00 UTC plaas en dit is ’n GG- en foon naelloop op die 40 meter-band. Die tweede been van die SARL Jeug Naelloop vind van 12:00 tot 14:00 UTC op Maandag 10 Augustus plaas en dit is ’n GG- en foon naelloop op die 40 meter-band. Vind die reëls op bladsye 55 en 56 van die 2020 Blouboek.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuusdiens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum voorafgaan nie.

Luister elke Sondagoggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. ’n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas. Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuusuitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saamgestel en vertaal deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruyn, ZS6JHB en gelees deur ..........................................................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.